# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK

# VAN AFRIKA




## GEMEENTE
## WATERBERG-WES

# 10 JAAR

# VOORWOORD

Tien jaar in die lewe van 'n gemeente is baie kort, maar dit is lank genoeg om van die genade van die Heer van die Kerk te getuig en hoe Hy mense in sy diens gebruik het. Hierdie gedenk-blad, wat uitgegee word by die 10de verjaarsdag van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Waterberg-Wes, wil in woord en beeld getuienis dáárvan wees.

Ons betuig ons dank en waardering aan Br Paul Meyer wat met groot sorg 'n klomp gegewens rondom die ontstaan en die kort geskiedenis van die gemeente versamel het en aan Prof A.D. Pont wat dié geskiedenis geboekstaaf het. Al dié besonderhede sal saam met die gedenkblad in die argief bewaar word sodat dié wat later 'n vollediger geskiedenis moet skryf, dit byderhand het.

"Aan Hom wat vir ewig Koning is, die onverganklike, onsienlike, enigste God, kom toe die eer en die heerlikheid tot in alle ewigheid". (1 Tim. 1:17)

# ONTSTAAN VAN DIE GEMEENTE

Op 20 Maart 1985 word daar op 'n gemeentevergadering van die gemeente Waterberg besluit om dié gedeelte van die gemeente wat wes van die Warmbad-Naboomspruitpad geleë is, te laat afstig om 'n nuwe gemeente te vorm.
Op Sondag, 1 September 1985 kom die nuwe gemeente Waterberg-Wes, bestaande uit 386 belydende lidmate, tot stand onder leiding van die Ringsvoorsitter Ds B.J. van Wyk.

Die volgende ooreenkoms word met die gemeente Waterberg getref:

* Die Kerkgebou word die gesamentlike eiendom van albei gemeentes.
* Die nuwe gemeente ontvang die huidige pastorie en neem die bestaande lening van R23 000,00 daarop oor en moet aan Waterberg-gemeente die bedrag van R30 000,00 betaal.
* Die twee gemeentes verdeel die Kasboeksaldo soos op 31 Aug. 1985 op 'n vyftig-vyftig basis.
* 'n Skakelkomitee wat uit verteenwoordigers van albei kerkrade saamgestel is, word in die lewe geroep om gesamentlike sake (soos o.a. die instandhouding van die kerkgebou) te hanteer.

By dié geleentheid word die volgende kerkraadslede bevestig:

Ouderlinge: IR Armer, A Bakker (Aflos), G Bakker, JS Barkhuizen (Kategese), TA Basson, FA Benade, SG Benade, DP Boshoff, JJ Botha (Algemene oudl), FJ Botha, SP Eloff, SFA Greyling (Aflos), CJ Gunter, D Marx, DJ Roux, PJ Snyders, A van der Laarse, CJ van der Merwe, P van der Merwe, JN van Staden, SP van Staden, WS van Staden, PJL van Vuuren, SJ van Zyl, HC van Wyk (Voorsitter Ouderlingevergadering) en

Diakens: SL Baard, C Bakker, JM Behrens, JJPC Benade, AS Eloff, J Els (Kollektant), VMM Garcao, JF Groenewald, NC Prinsloo, MC Rossouw, HJS van de Venter, MH van Deventer, M van Coller, PT van Heerden, JJ van Tonder, JAJ van Vuuren, G Vermaak en P Visser.

Van dié Kerkraadslede is die volgende nog op die Kerkraad:

Ouderlinge: A Bakker, JS Barkhuizen, TA Basson, FJ Botha, SFA Greyling, PJ Snyders, A van der Laarse, JN van Staden en SJ van Zyl.

Diakens: SL Baard, JJPC Benade, VMM Garcao (tans Oudl), NC Prinsloo, PT van Heerden, JJ van Tonder en JAJ van Vuuren (albei tans ouderlinge).



Die doelmatige pastorie in Rupertstraat was deel van die bruidskat by afstigting.



Die gesamentlike Gemeentesentrum was aanvanklik 'n staalafdak wat in 1975 aan die gemeente Waterberg geskenk is deur Dr Stoffel de Beer en gebruik was vir basaardoeleindes.
Die sentrum is in 1994 deur Diak Leon Baard gebou.

## BEROEP VAN 'N PREDIKANT

Op die gemeentevergadering van 6 Oktober 1985 word aan die Kerkraad opdrag gegee om so spoedig moontlik 'n predikant te beroep.

'n Komitee van vyf ouderlinge word saamgestel om "ondersoek in te stel en aan die Kerkraad 'n groslys van predikante voor te lê waarby enige ander naam deur die Kerkraad gevoeg kan word".

Na tevergeefse beroepe op Di. HPF Kern, FG Loots, PJ van Zyl, HJ Botes, JCJ van Rensbrg en PR Prinsloo word Ds LJC van den Berg op 18 Junie 1986 beroep en op 28 September 1986 bevestig as eerste leraar.

Die notule van die kerkraadsvergadering van 28 September 1986 maak melding van die gemeente se waardering vir die werk van die kosulent Ds SJ Swanepoel en sy waardering vir die werk van kerkraadslede in dié tyd van vakantskap.

# DIENSTYD VAN DS LJC VAN DEN BERG

Dié tydperk word gekenmerk deur energieke en doelgerigte leiding op organisatoriese, administratiewe en geestelike vlak. Ds Van den Berg het moeite gedoen om aan al die fasette van die lewe van die gemeente goeie aandag te gee. Self het hy met 'n goed gestruktueerde werkprogram nie net 'n voorbeeld gestel nie maar ook positiewe leiding geneem.

In sy dienswerk is Ds Van den Berg goed bygestaan deur die kerkraad en die gemeente. Dit het meegebring dat die gemeente in staat was om al sy verpligtinge na te kom en selfs die skuldlas te verminder met R47 000,00. Die pastorie is klaar betaal en die bank oortrokke rekening verminder met R22 000,00.

Op Sondag, 13 November 1988 het Ds Van den Berg van die gemeente afskeid geneem nadat hy 'n beroep na Grimbeeckpark aanvaar het.

Ds Louis van den Berg, Lize, Salome en Marteleen.



Met hulle afskeid op 13 November 1988.

# HERINNERINGE VAN DIE EERSTE LERAARSPAAR

Dit is Maandag, 22 September 1986. Pikkie Vervoer het klaar vertrek. Skielik is Potchefstroom kouer as wat hy werklik is. 'n Opgewondenheid is in ons harte, want 'n nuwe stukkie toekoms is besig om hom te ontvou in ons lewe.

Ons ry Nylstroom in die donker binne. Tannie Antjies van Staden wag ons by haar huis in met 'n heerlike ete. Oom Anton en Tannie Hes kom haal ons bediende en versorg haar vir die aand.

Vroeg Dinsdag is ons op. Gereed vir hierdie harde dag van aflaai en regpak. Laaste woorde aan tannie Antjies: "Nee tannie, vergeet van kos, ons koop sommer iets as ons honger word". Dit was woorde wat nie rekening gehou het met Nylstroom, en in besonderWaterberg-Wes se mense nie!

Vir 'n hele week is elke ete vir ons voorsien! Nadat ons 'n paar keer "verdwaal" het vanaf tannie Antjies se huis tot by die pastorie ('n skool se gronde kan groot wees!) kom ons by die pastorie en hier staan 'n koddige Volkswagen bakkie - ek wil nie sê "oud" nie, want netnou tas ek sy baas (oom Fanie) se waardigheid aan.

Die afpak was teen 'n hewige tempo. Daar was hande en mense wat ons vandag nog oortuig is, nie eers in ons gemeente was nie, want die hele Nylstroom is tog nie lidmate van Waterberg-Wes nie. Dit was 'n gewoel van uitpak, stywe laggies, eet en drink. Vir twee jaar daarna het die hoofslaapkamer se gordyne nog skeef gehang vanweë Kitty se vernuf.

Vrydag vermeerder die familie. Maar daarmee saam ook die kos wat aangedra word. Ons slaap ál sewe slaapkamers vol - ja, ook die perse!

Die ontvangs die aand in die stadsaal was vir 'n koning. Hoe kon ons ooit daardie aand beskryf met sy pragtige versierings. Die tafels met die glase, die verhoog. Die horlosie pryk nou nog - en sal altyd - in ons sitkamer.

Die Woensdag na die naweek word daar Finansiële- en Advieskommissievergadering gehou. Hier ontmoet ek die "ringkoppe". Voor hulle "loop" ek 'n tafeltjie met kerse soos Joost van der Westhuizen vir Jonah Lomu geloop

het, maar die waardige vergadering verroer geen lagspier nie.
So is daar so baie klein dingetjies en soveel wonderlike mense wat ons seker tot die dag van ons sterwe sal onthou. So lê die getrapte paadjie buite die hospitaal seker nou nog waar ek geloop het met Marteleen se geboorte. Goddank ons het meer as net mooi herinneringe van Waterberg-Wes.
Daar was hartseer, daar was vreugde, daar was blydskap, daar was baie gebid. Daar het ek ervaar hoedat daar spesiaal 'n baadjie en das aangetrek is vir huisbesoek. Oom Petrus van der Merwe se woorde na ons ontvangs sal ek altyd onthou: "Dominee, vandag het hulle vir jou geskreeu: 'Hosanna! Hosanna!' Mag hulle nooit vir jou ook skreeu: 'Kruisig hom!' nie.
Die beroep na Grimbeeckpark op 12 Oktober 1988 was in die oë van die Here tydig. 13 November 1988 sal ons nie graag weer wil hê nie - afskeid!
As ons vandag terugkyk en verlang, dan geld Paulus se woorde in Filippense 1:3-11 onvoorwaardelik.
Mag God vir u as gemeente saam met u leraar en sy gesin seën, maar bowenal: Mag Hy elke dag deur die Heilige Gees met u wandel en u lei op die pad na die toekomsstad.

Groete en liefde in Christus
Louis, Salome, Lize en Marteleen.

## DIE GEMEENTE SE TWEEDE LERAAR

Op 23 November 1988 word Ds WP Prinsloo suksesvol beroep. Hy word op 12 Februarie 1989 bevestig en is tans nog in die gemeente.
Sy dienstyd word gekenmerk deur 'n bestendige groei in lidmaatgetalle. Veral die vestiging van die Aftree-Oord Kokanje sorg daarvoor dat die gemeente tans bestaan uit 513 belydende lidmate.
'n Groot ideaal word verwesenlik toe die gemeente in samewerking met die Gemeente Waterberg op 9 September 1994 'n gemeentesentrum,

bestaande uit 'n saal, tien kategeselokale en twee kombuise (een vir elke gemeente), in gebruik kon neem. Dié sentrum wat ongeveer R337 000,00 gekos het, kon kontant voltooi word.

Notules uit die dienstyd van Ds Prinsloo vermeld twee interessante persoonlike gebeure nl. die geboorte van 'n laatlam seun, Tiaan, op 21 Januarie 1991 (nie minder nie as 22 jaar ná die oudste!) en 'n beroerte aanval op 3 Januarie 1992. Veral laasgenoemde gebeure het gesorg vir 'n besondere liefdesband tussen gemeente en pastoriepaar.

In groot dankbaarheid getuig die kerkraad dat daar 'n uiters opvallende erns in die benadering tot hulle ampswerk van beide predikante ondervind is. Die manier waarop Ds Van den Berg sy werk verrig het, het baie goed aangepas by Ds Prinsloo se styl en hy kon gevolglik, sonder dat sy aandag deur administratiewe of ander organisatoriese probleme in beslag geneem is, al sy kragte aan eerste prioriteite, die verkondiging van die Evangelie en die pastoraat bestee. Gevolglik kon die gemeente, sonder versteuring in momentum, aanhou ontwikkel. Erediensbywoning het aanhou verbeter, offergawes het merkwaardig bly styg en die jaarlikse basaar toon elke keer 'n verbetering teenoor die vorige, ten spyte van moeiliker ekonomiese toestande.

Op geestelike vlak is daar besondere verryking. Tydens 'n Ringsvisitasie kon die kerkraad kort en bondig soos volg aan die Ring van Waterberg rapporteer:

"Hierdie kerkraad dank ons Barmhartige, Drie-eenige God dat hy aan ons 'n herder en leraar gegee het in die persoon van Ds WP Prinsloo, wie gedurende die afgelope aantal jare ons gemeente gelei het tot ongekende hoogtes".

Die gemeente vertrou volledig, wat die toekoms betref, op die Here van die Kerk wat beloof het: 'Ek is by julle al die dae tot die voleindiging van die wêreld'.



Die huidige pastoriepaar Ds en Mev W.P. Prinsloo en hulle twee laatlamkinders San-Mari en Tiaan.

Ds Prinsloo is op 12 Februarie 1989 in die gemeente bevestig. Hy was van 1982 af predikant van Ventersdorp.

# KERKRAAD 1995




Agter v.l.n.r. : Oudle Gert van der Merwe, Henry van Rooyen, Diak Koos Benade, Oudl Frans van Wyk, Diak Dirk Swanepoel, Oudle Willem Pretorius, Jan van Vuuren, Flip Snyders, Gert Roets en Diak Junie van Staden
Middel v.l.n.r. : Oudle Cas van Zyl, Johan du Plessis, Koos van Staden, Tommie Basson, Fanie Greyling, Frans Wentzel, Diak Lourens van der Merwe, Oudle Tienie Botha, Dries Horn, Ben Britz en Arie van der Laarse.
Voor v.l.n.r. : Diaks Ria Garcao, Linda van der Merwe, Mariet van Schalkwyk, Irene Roets, Oudl Anton Bakker, Ds WP Prinsloo, Oudl Frikkie Botha, Diaks Caroline Britz, Tirne van Vuren, Oudle Kate Hoffman, Sakkie van der Merwe en Victor Garcao.

# KERKRAAD 1995

(Afwesig op vorige foto)




Agter v.l.n.r. : Oudl Piet Coetzer, Diak Cas Prinsloo, Oudl Johan Mienie, Diak Charles Backhouse, Diak Michael Murray, Oudl Cornic Lategan, Oudl Jan Jacobs, Diak Leon Baard, Oudl Jan Barkhuizen, Diak Roelf Botha, Oudl Koos van Tonder, Diaks Danie Pont en Johan le Roux.

Voor v.l.n.r. : Diak Billy Schoeman, Oudl Tinus Botha, Oudl Piet van Vuuren, Diak Lettie de Jager, Ds WP Prinsloo, Diak Hansie Coetzer, Diak Hannetjie Human, Oudl Paul Herbst en Oudl Fanie van Zyl.

Afwesig: Oudl Dirk Grobler, Diaks Attie du Plessis, Theo van Heerden, Frikkie Botha, Gys Oosthuizen, Jan Bronkhorst, Jan Prinsloo, Gennie van Rooyen, Johan Benade en Oudl Ben Dreyer.



Oudl ANTON BAKKER is sedert die stigting van die gemeente die ouderling wat verantwoordelik is vir spesiale opdragte. In dié hoedanigheid is hy sedert die ontstaan van die Skakelkomitee lid daarvan en vanaf 30 September 1987 die Voorsitter. Hy is sedert November 1987 voorsitter van die ouderlingevergadering. Hy was vir die eerste drie jaar ook voorsitter van die Finansiële- en Advieskomitee en is tans nog lid daarvan. Op al hierdie komitees lewer hy met sy rustige nugterheid 'n buitengewone bydrae in die groei van die gemeente.

Hy was as student aan UP vanaf 1944 - 1947 'n inwoner van Voortrekkerkoshuis waar ons Kerk se teologiese studente vroeër gehuisves is. Daar was hy o.a. Prof Bart Oberholzer se senior en 'n goeie vriend van Di. Thomas en Herbert Dreyer.

Oudl Bakker het regdeur sy lewe 'n leidende rol gespeel in die openbare lewe.

Oudl FRIKKIE BOTHA is ouderling en lid van die Finansiële- en Advies-komitee sedert die gemeente se afstigting en Voorsitter van laasgenoemde vir die afgelope ses jaar. Hy het ook 'n lang diensrekord in Waterberggemeente voor afstigting waar hy onder andere vir jare Sekretaris van die Finansiële-komitee was asook Kategesehoof.

Hy was ook voorsitter van die boukommissie wat verantwoordelik was vir die oprigting van die gemeentesentrum. Hy is vir die afgelope twee jaar lid van die ringskommissie van die Ring van Waterberg.

Hy is huidig een van N.T.K. se hoofbestuurders. Hy was ook van 1975 tot 1990 Bevelvoerder van Waterberg Kommando waartydens genoemde Kommando eenkeer as die beste kommando in die land beoordeel was en dikwels as die tweede beste.





Oudl FRANS VAN WYK is skriba van die gemeente sedert Jan. 1987. Hy is lid van die Finansiële Kommissie en die Skakelkomitee en vir die afgelope twee jaar sekundus-lid van die Ringskommissie van die Ring van Waterberg.



Oudl KATE HOFFMAN is die eerste vroue-ouderling van dié gemeente. Sy is die moeder van Ds Fanie Hoffman van Waterberg en is in Maart 1994 deur hom bevestig.



Oudl TIENIE VAN STADEN en diaken JURIE VAN STADEN stam albei uit 'n ou Van Staden familie wat diep spore in die kerklike lewe van Waterberg getrap het. Hulle dien saam in dieselfde wyk en sit die tradisie voort dat daar bykans geen Kerkraad in Waterberg en Waterberg-Wes was waarop daar nie een of meer Van Staden gedien het nie.

Die Kategesehoof : Oudl SAKKIE VAN DER MERWE. Dr IJM van der Merwe het 'n D.Ed.graad aan die P.U. vir CHO verwerf met 'n proefskrif wat handel oor religieuse en lewensbeskoulike differensiasie in die onderwys. Hy was onderwyser op Brits, dosent in Godsdiensonderrig aan die Pretoriasie Onderwyskollege en dosent in Opvoedkunde aan die Universiteit Vista. Hy en drie van sy kinders, die dogters Elza en Elizabeth en die oudste seun Hendrik, het Verre-Noord kleure in Landloop verwerf. Hy is kategesehoof sedert 1992.





Administratiewe Beampte: MEV HETTIE VAN WYK

Hettie van Wyk is 'n agterkleindogter van wyle Oudl Hendrik Geyser wat 'n belangrike rol gespeel het in die lewe van die gemeente Waterberg. Hy het ook die hoeksteen van die Kerkgebou gelê op 26 Maart 1921. Sy is administratiewe beampte sedert Februarie 1987 en het ook kassier geword in 1991.

Vir die afgelope drie finansiële jare het sy die besonderse onderskeiding behaal om geouditeerde state te ontvang sonder enige navrae. Die effektiewe wyse waarop sy die gemeentelike administrasie hanteer, sorg daarvoor dat ampsdraers hulle aandag volledig aan ampsopdragte kan wy.



Suster JOEY GREYLING is vanaf die stigting van die gemeente orrelis. Sy was aan die beginjare van die gemeente vir 'n ruk koster, tikster en kassiere. Sy was sekretaresse van die Ondersteuningsraad vanaf 1983 tot 1990.



Diak LOURENS VAN DER MERWE, voorsitter van die Diakensvergadering, is 'n kleinseun van die bekende ouderling L.P. van der Merwe wat vanaf die twintiger tot veertiger jare 'n belangrike rol gespeel het in die kerklike lewe van die gemeente Waterberg. Lourens se vader, oudl Petrus van der Merwe, het self 'n leidende rol gespeel in Waterberg-Wes tot met sy dood in 1988.



Diakens THEO VAN HEERDEN en LETTIE DE JAGER is albei kleinkinders van die bekende oudl W.S.J. van Heerden wat o.a. katkisasiemeester was van Waterberg-gemeente en op dié manier 'n groot bydrae gelewer het tot die vorming van die jeug onder moeilike omstandighede.



Diakens KOOS en JOHAN BENADE is onderskeidelik 'n oom en 'n neef van die bekende sangpaar Innes en Franna. Hulle sit die tradisie voort van Benades wat vir baie jare in Waterberg en Waterberg-Wes se Kerkraad was waar hulle sterk leiding geneem het.

## N.H.S.V. BESTUUR

Die N.H.S.V. het vir hulleself naam gemaak as prima spyseniers wat met keurigheid oor 'n lang periode o.a. vir verskillende Burgemeestersonthale gesorg het. Hulle bly egter 'n diensorganisasie wat dit hulle ten doel stel om fondse in te samel vir barmhartigheidsdiens. Vir dié doel het hulle hul kombuis in die nuwe gemeentesentrum self toegerus vir ongeveer R40 000.

Hulle tesouriere, Hannetjie Human het by verskeie geleenthede die onderskeiding behaal om 'n geouditeerde staat sonder navrae te ontvang.

Kitty Botha, tans ondervoorsitter, is vanaf die stigting van die N.H.S.V.-tak op die bestuur.



Agter v.l.n.r. : Mariet van Schalkwyk, Gezi du Plessis en Maxie Roets.

Voor v.l.n.r. : Frieda Koekemoer, Berna Prinsloo, Kitty Botha en Hannetjie Human.

(Afwesig : Lenie van Wyngaard)

# KERKRAADSLEDE VANAF 1/9/1985 TOT 30/6/1995

Armer IR

Baard SL
Backhouse C
Bakker A
Bakker C
Bakker G
Barkhuizen JS
Barkhuizen P
Barnard TA
Basson JG
Basson TA
Behrens JM
Benade F
Benade JG
Benade JGM Jnr
Benade JGM Snr
Benade JJPC
Benade S
Benade SG
Bezuidenhout A
Boshoff DP
Boshoff JS
Botha F
Botha FJ
Botha JJ
Botha MJ
Botha RJ
Briel A
Britz BJ
Britz C
Bronkhorst JP

Coetzer JJ
Coetzer PS
Currie GH
Currie JJ

De Beer PS
De Jager AS
De Waal H
Dreyer BPJ
Dreyer M
Du Plessis J
Du Plessis JA
Du Preez JA
Du Preez L
Du Preez SJ
Du Toit CJ
De Wet A

Eloff AS
Eloff SP

Ferreira A
Ferreira J

Garcao R
Garcao VMM
Greyling C
Greyling SFA
Grobler D
Grobler P
Groenewald JF
Gunter CJ

Haar J
Herbst P
Hoffman CWP
Horn AD
Human JG

Jacobs JH
Jansen M
Jansen van Vuuren PJD

Knoetze HJ

Lategan CC
Laurens CC
Le Roux J

Marx DS
Meyer P
Mienie J
Muller JA
Murray M

Nolte C
Nolte HC

Oosthuizen GvR

Pietersen M
Pont D
Potgieter MC
Potgieter WPA
Pretorius A
Pretorius GC
Pretorius GP
Pretorius HA
Pretorius ML
Pretorius WL
Prinsloo J
Prinsloo JJ
Prinsloo NC

Raubenheimer B
Rautenbach A
Roets I
Roets JGS
Rossouw MC
Roux DJ

Schoeman WK
Smit JA
Smit JA Jnr
Snyders PJ
Steenkamp A
Steenkamp CJH
Steyn HS
Sturgeon H
Swanepoel DE
Swanepoel H
Swanepoel I
Swanepoel JWP

Van Coller M
Van der Laarse A
Van der Merwe CJ
Van der Merwe G
Van der Merwe IJM
Van der Merwe L
Van der Merwe LP
Van der Merwe P
Van der Walt A
Van der Westhuizen J
Van der Westhuizen JS
Van Deventer JJ
Van Deventer MHJ
Van Deventer PG
Van Heerden PT
Van Rensburg JC
Van Rooyen HS
Van Rooyen SG
Van Schalkwyk M
Van Staden JJ
Van Staden JN
Van Staden MHJ
Van Staden MJ
Van Staden SP
Van Staden WS
Van Tonder JJ
Van Vuren JE
Van Vuuren JAJ
Van Vuuren P
Van Vuuren PLJ
Van Vuuren PLJ Jnr
Van Vuuren WSJJ
Van Wyk FEJ
Van Wyk HC
Van Wyk HJ
Van Wyk M
Van Wyk SG
Van Wyk SL
Van Wyngaard T
Van Zyl C
Van Zyl J
Van Zyl JD
Van Zyl SJ
Venter P
Vermaak G
Viljoen J
Visser P

Wentzel FJ
York WCJ

